# PSALM 45

Mooi woor - de wat my diep ont - roer,

dié dra ek aan my ko - ning voor;

my tong, deur gees - drif mee - ge - voer,

word daar-deur vaar - dig aan - ge - spoor.

2.

So mooi soos u is niemand nie.

U lippe praat net vriendelik.

U swig nie voor die vyand nie.

God seën u onophoudelik.

3.
Kom nou in koninklike prag

en stry vir waarheid en vir reg.

Maak u gereed, laat geld u krag

en kom vir hulpeloses veg.

4.
U pyle wat die vyand tref,

laat val hul voor u voete neer.

God het bo almal u verhef.

Hy laat die koning triomfeer.

5.
U troon die staan vir altyd vas;

u is bo almal aangestel;

gesalf deur God, onaangetas,

staan almal onder u bevel.

6.
U klere is van geur deurtrek,

van aalwyn, mirre en kaneel;

u hart is bly en opgewek;

vir u word daar musiek gespeel.

7.

In u paleis is alles mooi:

ivoor en goud en soveel geur.

Prinsesse staan voor u getooi,

met u juwele ryk aan kleur.

8.
En langs u aan u regterhand

die koningin met goud versier.

Met oliegeur, met musikant,

met goud, juweel word fees gevier.

9.
U, bruid en dogter, luister goed:

Die koning is voortaan u heer.

U gaan as vrou hom tegemoet;

gee aan die koning voortaan eer.

10.
Sy staan nou daar in louter prag,

geklee in skone goudbrokaat;

sy gaan na waar die koning wag,

in haar veelkleurige gewaad.

45

11.

Mag u, o koning, seuns verwek

wat u as vorste aan kan wys,

en mag u roem oor tyd heen strek.

Mag volke u vir altyd prys.




